# Halleluja! Ons loof U, Heer

449

Hal - le - lu - ja! Ons loof U, Heer;

aan - bid U, Va - der, gee U eer,

o Bron van al - le le - we!

Ons roem in u barm - har - tig - heid,

u wys - heid, mag en ma - jes - teit

ver bo ons lof ver - he - we!

2

Halleluja! Ons loof U, Heer;
U daal in ons ellende neer,
o, Jesus, ons Verlosser!
Vir sondaars het U, Heer, gesterf,
die lewe deur u dood verwerf -
ons roem U as Verlosser.

3

Halleluja! Ons loof U, Heer;
U, Gees, daal uit die hemel neer,
maak onder mense woning.
U wil ons troos en leer en lei,
reeds hier op aarde voorberei;
gereedmaak vir ons Koning.

4

Ons loof U, Vader, Seun en Gees,
ons wil U, Heer, gehoorsaam wees,
aan U behoort ons lewe.
Heer, drie maal heilig, hoor die lied,
Drie-enig God, wat ons U bied -
sing lof, sing al wat lewe!